Eerste druk, eerste uitgawe, 1984


Uitgegee deur die Algemene Jeugkommissie van die Ned. Geref. Kerk, Posbus 396, Bloemfontein, in opdrag van die Algemene Sinode van die Ned. Geref. Kerk.

ISBN 0 949979 85 6

Indien daar op hierdie stadium nog liedere in die Jeugsangbundel verskyn waarop kopiereg voorbehou word, wil ons graag verskoning aanbied en die versekering gee dat daar baie maande lank gepoog is om al die kopiereghouers op te spoor. Daar word in elk geval voorsiening gemaak dat 'n pro rata-bedrag aan moontlike onopgespoorde houers van kopiereg betaal kan word. Volgens ons inligting is geen lied wat geplaas is, onderhewig aan enige verbod nie. Liedere waarvan die woorde en/of die musiek vir die eerste keer in druk in hierdie bundel verskyn, se kopiereg word deur die Algemene Sinode van die Ned. Geref. Kerk gehou.

**Omslagontwerp: Sandra Sonnekus**
**Gedruk deur N G Sendingpers, Posbus 19, Bloemfontein, 9300**
**Musiekgravures en setwerk deur Studio Holland, Posbus 120, Parow, 7500**

# Prys die Here!

Ek wil die Here prys.

Ek wil die Here prys solank ek lewe,

ek wil die lof van my God besing solank ek daar is

**Psalm 146:1, 2.**

Hierdie bundel is vir jongmense wat die Here wil prys met hulle hele hart.

Die Algemene Sinode het besef dat daar 'n behoefte bestaan aan 'n meer informele en ontspanne lied in die idioom van die jeug wat aanvullend tot die Psalms en Gesange gesing kan word. Daarom het die Sinode in Oktober 1982 opdrag gegee dat hierdie bundel so spoedig moontlik voorberei moet word. Dié werk is deur 'n gesamentlike komitee van die Algemene Kommissie vir die Erediens en die Algemene Jeugkommissie gedoen.

Die bedoeling is nie dat die Jeugsangbundel in kompetisie moet staan met die Psalms en Gesange nie. Omdat ons graag wil hê dat altwee bundels voluit gebruik moet word, het ons opsetlik geen Psalms en Gesange in hierdie bundel opgeneem nie. Hierdie bundel is nie bedoel vir gebruik in die erediens nie. Daar moet ons Psalms en Gesange met oorgawe gesing word. Omdat die kategeseskool dié plek is waar ons kinders nuwe Psalms en Gesange aanleer, is hierdie bundel ook nie vir daardie geleentheid bedoel nie. Die Jeugsangbundel is bedoel vir KJA-byeenkomste, sangaande, kampe, toere en alle ander geleenthede waar ons jongmense bymekaar kom.

Die liedere in hierdie bundel is die beste wat gekeur is uit liedere wat opgestuur is deur honderde jongmense dwarsdeur ons land. Die reaksie op die uitnodiging om liedere in te stuur was so oorweldigend dat die komitee uiteindelik ongeveer 'n 1 500 voorstelle moes oorweeg. Dit onderstreep die behoefte wat ons jongmense het om met 'n ligter lied die Here te prys.

Hierdie bundel is nie 'n finale uitgawe nie. Om lewenskragtig te bly, beoog ons dat die bundel gereeld hersien moet word. Daarom 'n dringende oproep — of noem dit 'n vriendelike uitnodiging — aan almal wat liedere vir moontlike opname in 'n volgende uitgawe wil instuur, om dit te doen. Ons soek veral na oorspronklike bydraes. Alle bydraes kan gestuur word aan:

Die Jeugsangbundel
Posbus 396
BLOEMFONTEIN
9300

Daar is gestreef na 'n hoë standaard ten opsigte van teologiese inhoud, musiek en taal. Ons is daarvan oortuig dat hierdie bundel bewys dat 'n

geestelike lied wat teologies suiwer is en ligter van aard is, ook musikaal verantwoord kan word. Dit bly steeds ons strewe dat die Here geprys moet word met die beste wat ons kan aanbied. Dit beteken egter nie dat hierdie beste altyd in dieselfde musiekidioom moet wees nie. In hierdie bundel het ons gepoog om voorsiening te maak vir 'n verskeidenheid smake en idiome sodat daar vir elke jongmens 'n lied is waarmee hy hom kan identifiseer.

Die komitee vir die Jeugsangbundel wil graag sy dank aan die volgende persone betuig:

* Aan al die jongmense oor die land wat liedere vir die bundel ingestuur het.
* Die kommissies van die Algemene Sinode wat verantwoordelik was vir hierdie opdrag.
* Die werkwinkel wat hierdie liedere gekeur het.
* Mev Bertha Spies wat verantwoordelik was vir die musikale aspek van die bundel.
* Dr Attie van der Colf wat die ingestuurde woorde van die liedere verwerk het en heelwat nuwe tekste geskryf het.
* Dr Louis Dressel wat as skriba van die komitee 'n omvangryke administrasie moes behartig.

Aan al ons kinders en jongmense wil ons sê:

Prys die Here!
Dit is goed om die lof van ons God te sing,
dit is 'n genot om die loflied te sing wat Hom toekom

**Psalm 147:1.**

Gebruik hierdie bundel vir dié doel!

Ds M Smuts *(Voorsitter)*

31 Januarie 1984

Komitee wat verantwoordelik was vir die samestelling van die Jeugsangbundel.

Namens die Algemene Kommissie vir die Erediens:
Prof AC Barnard
Dr AP van der Colf *(Ondervoorsitter)*

Namens die Algemene Jeugkommissie:
Ds M Smuts *(Voorsitter)*
Dr LC Dressel *(Skriba)*
Ds S Murray

Namens die Algemene Komitee BKJA:
Mnr J Fouché

Namens die Algemene Komitee SKJA:
Ds JC Carstens

Namens die Algemene Komitee JKJA-Kinderkrans:
Mev E van Niekerk

Bykomende lede:
Ds JB van R de Wet
Mev BM Spies
Ds WML Strydom
Mej E van der Merwe
Mnr WB van Rooyen

1. Die liedere is in drie afdelings verdeel:
   nommers 1 tot 56 is hoofsaaklik vir jongmense bedoel,
   nommers 57 tot 66 is die kanons en
   nommers 67 tot 100 is hoofsaaklik vir kinders bedoel.
   Dit beteken egter nie dat die liedere nie oor-en-weer gesing mag word nie.

2. 'n Begeleiersboek vir klavier is ook beskikbaar. Dit is egter beter om nie die kitaarbegeleiding met die klavierbegeleiding te kombineer nie omdat die akkoorde nie altyd ooreenstem nie.

3. Dit is nie nodig om altyd mét begeleiding te sing nie. Sekere liedere, soos byvoorbeeld die kanons, klink eintlik beter as dit sonder begeleiding gesing word. Waar nodig, is wenke in dié verband by sommige liedere aangebring.

4. Ter wille van kitaarspelers wat net die basiese akkoorde (drukke) ken, word dié akkoorde in vetdruk bo die balk aangegee. Kitaarspelers wat vaardiger is, kan gerus die akkoorde wat kursief gedruk is ook byvoeg.

5. Musikale frasering (vir asemhaling) is nie aangedui nie omdat dié indikasies, tesame met die akkoordaanwysings die helderheid van die notebeeld kan benadeel. Die teks, en die punktuasie daarin, dien as leidraad vir musikale frasering.

6. Twee kolletjies voor 'n dubbelmaatstreep ( 𝄇 ) beteken dat die betrokke passasie herhaal moet word. Wanneer 'n mens dus tot by die twee kolletjies gesing het, moet teruggegaan word na die vorige dubbelmaatstreep met kolletjies, of, indien daar nie 'n dubbelmaatstreep is nie, na die begin van die lied. Die kort liedere kan, soos aangedui, herhaal word, maar nie meer as eenkeer nie. Liedere met meer as een strofe moet verkieslik in hulle geheel deurgesing word.

7. Indien jy nie self note kan lees nie, luister na die demonstrasieband sodat die liedere van die staanspoor af korrek aangeleer word.

Vanuit die hart het dit gekom, mag dit weer die hart bereik — *Beethoven.*

# Vir jongmense

# 1 LOFSING DIE HERE

**K.J.A.-lied**

**Toonsoort: F majeur**

1. Lof - sing die He - re, die E - wi - ge, sing tot sy e - re! Lof-sing die Ko-ning, die Skep-per, die Va-der, die He - re! Loof al-mal saam; groot is sy hei - li-ge Naam! Loof Hom, die Heer van die he - re!

2. Groot is die Here wat heers oor die aarde en hemel!
Dank Hom vir ouers, vir liefde, vir kos en vir klere.
Hy maak ons sterk dat ons kan speel en kan werk;
bid en kan sing tot sy ere!

3. Jesus, ons Leidsman, leer ons om te bid, om te lewe;
lei ons gedagtes, ons wil, ook ons dade, ons strewe.
U Woord en Gees laat ons met sekerheid weet:
waarheid en liefde bring vrede.

4. Heer van die hemelryk, U bou u kerk hier op aarde.
U liefde soek — en dit dring ons tot diens aan ons naaste.
Heiland en Hoof, gee ons 'n ware geloof;
heilig ons woorde en dade.

5. As Hy ons roep tot sy diens — hoe sal ons dit mag weier?
Hy is almagtig, genadig, die troue bevryder.
Dit gee ons krag: knegte met koningsgesag
het God as hul medestryder.

**Melodie: Stralsund Gesangbuch, 1665**
**Teks: Strofe 1 — I.L. de Villiers**
**Strofe 2 tot 5 — A.P. van der Colf**


*Hierdie lied kan onbegeleid gesing word, of met klavierbegeleiding.*

# 2 EER AAN DIE VADER

**A.C.S.V.-lied**

**Toonsoort: G majeur**



1. Eer aan die Va - der, wat al - les ge-maak het; eer aan die



Seun, ons Ver - los - ser en Vriend; eer aan die Gees wat ons



lei in die waar-heid— aan God drie-e - nig ons lof en ons lied.

*Refrein:*



E - re aan God! Die Heer van al - le he - re



woon ook in ons deur sy Woord en sy Gees.



Gee ons die lief - de, ge - loof en ver-trou - e



om u ge-hoor - sa-me kin - ders te wees.

2. Heiland, aan U al ons dank en aanbidding!
U't ons kom soek en van sonde gered.
Deur u verdienste kom ek na die Vader:
word ek sy kind, en hoor Hy my gebed.

3. Wek in ons liefde, o Heer, vir u woorde:
liefde laat lewe en waarheid maak vry.
U is die weg, U's die waarheid, die lewe —
U woon in ons, laat ook ons in U bly.

4. Maak ons, o Gees, u getroue getuies
wat graag die boodskap van vrede sal dra:
Heilig is God, maar in Christus genadig —
húl sal Hom vind wat opreg na Hom vra.

5. Jesus is Koning, in hemel, op aarde!
Niks wat sy aandag — sy almag — ontgaan.
Vors van die lewe, wat heers in ons harte,
vas bly sy ryk tot in ewigheid staan.

*Hierdie lied kan onbegeleid gesing word, of met klavierbegeleiding.*

**Volksmelodie (Indies)**
**Teks: G.B.A. Gerdener, nuwe woorde deur A.P. van der Colf**

# 3 AAN GOD AL DIE EER

Toonsoort: G majeur

D G D G Em
1. Aan God al die eer — Hy wat won-de-re doen: ons

C G A D
skul-de deur Je-sus se kruis-dood ver-soen; ons

G D G Em
son-de ver-ge-we dat ons kan ver-geef; ons

C Em D7 G
met Hom laat ster-we om met Hom te leef.

*Refrein:*
G Em C7 D
Loof die Heer, Hy's ge-trou — nooit sal Hy ons ver-geet. Loof die

G
Heer, Hy is goed — sy ge-lo-wi-ges weet! Want

D G Em
Hy wat in Christus ons Va-der wil wees, Hy

C Em D7 G
gee aan sy kin-ders die Hei-li-ge Gees.

2. Die wonder, dat God tot sy diens ons bevry,
sy Gees ons in liefde en waarheid kom lei,
word eendag volkome as Christus verskyn —
wat sonde en dood dan finaal laat verdwyn.

**Melodie: W.H. Doane**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 4 AAN DIE VADER DANK EN ERE

Toonsoort: D majeur

D A7 D G Em
1. Aan die Va - der dank en e - re, laat ons saam sy lof be -

A D A7 D
sing. Hy het al ons skuld ver - ge - we, laat ons

A$\frac{6}{4}$ E7 A Em A
Hom hul - de bring. Hy's ge - na - dig en

D G Em A *Refrein:*
mag - tig, die Be - wer - ker van ons heil. Kom ons

D A Bm G A D
loof Hom, kom ons eer Hom vir lief - de - vol - le seën.

2. Aan die Christus ons aanbidding — Hy's dit waardig, Lam van God.
Hy kom leer ons wat is liefde — dit is sy groot gebod.
Hy's gestuur deur die Vader — en so stuur Hy ook vir ons.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir liefdevolle seën.

3. Die erkenning vir sy leiding bring ons dankbaar aan die Gees.
Hy kom ons oortuig van sonde — só wil Hy ons genees.
Hy bring lewe en oorvloed as die Woord ons altyd lei.
Kom ons loof Hom, kom ons eer Hom vir liefdevolle seën.

Melodie en teks: G. Meistre
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 5 HERE, EK SAL U LOOF

**Ps. 107:31**

Toonsoort: G majeur



Melodie: E. Niemand
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 6 ERE AAN JESUS

Toonsoort: D majeur

D Em A
1. E - re aan Je - sus — Of - fer - lam van God —

D A D Em A D
dat U mens ge - word het, een was met ons lot.

Bm F# Bm F# Bm Em F#
So sterf ons die son - de mét u ster - we af;

Bm E F#m E A
lééf ons weer - ge - bo - re, as - of uit die graf.

D Em A
Voor u ver - gif - nis, moet die Bo - se wyk —

D A D Em A D
so kom en her - stel U hier u ko - nink-ryk.

2. Ere aan Jesus — Lewensvors en Heer.
Groot en oppermagtig — God wat kán regeer.
Dood en helse magte het U klaar oorwin.
U, die groot Hersteller, gee die lewe sin.
U wat u kerk deur Woord en Gees regeer,
dra ons in genade — Lewensvors en Heer.

Melodie: G.F. Händel
Teks: A.P. van der Colf

# 7 LOOF HOM MET DIE TROMME

**Ps. 150**

Toonsoort: G majeur













2. Prys Hom met jul stemme, prys Hom uit die hart.
Prys Hom in die hemel en op aarde.
Alles wat asem het — loof, loof die Heer!
Alles wat asem het — loof, loof die Heer.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks verwerk en aangevul deur A.P. van der Colf**

# 8 O HEER, MY GOD

Toonsoort: A majeur

Nadenkend







*Refrein:*












2. Ek sien die veld — die bosse, berge, vlaktes.
Ek hoor hoe fluister grasse, stroom en wind.
O Heer, U sorg vir klein, vir groot, vir alles
en U sorg dag na dag vir my, u kind.

3. U Seun word mens: in ons gebroke wêreld
kom vestig Hy sy koningsheerskappy.
Hy maak weer reg wat sonde hier geskend het.
Hy bring weer hoop en redding — ook vir my.

4. U maak ons deel van al u grootse werke.
U laat ons bid, Heer, dat u ryk mag kom.
En kom U weer, in heerlikheid op wolke,
maak U volkome nuut u eiendom.

**Volksmelodie (Sweeds)**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 9 SING, HALLELUJA

Toonsoort: D mineur

Rustig

*Groep 2*
Dm Am
Sing, hal - le - lu - ja, loof die

*Groep 1* Dm Am
Sing, hal - le - lu - ja, loof die Heer.

Dm F A
Heer. Wees Hom ge- hoor - saam.

Wees Hom ge-hoor-saam, bring Hom eer.

Dm Am B♭ F
Hy's ons Ma - ker.

Hy is ons Ma - ker. Hy's ons Ver - los - ser.

Dm Am Dm
Bring God drie - e - nig al die eer.

Melodie: Onbekend
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 10 PRYS DIE HEER, ALLE VOLKE EN NASIES

Toonsoort: A mineur

*Refrein:* Am Dm G C Am F

Prys die Heer, al - le vol - ke en na - sies. Roem sy red-ding

G Am Dm Am Dm Am

el - ke dag. 1. Sing as-of vir die eer - ste keer,
2. Sing as-of vir die eer - ste keer:
3. Sing as-of vir die eer - ste keer:

E Am D G

sing in al - le lan - de en ta - le.
an - ders leef ons as - of ons dood is,
die ver - los - sing wat ons ver - kry het,

A F Dm G C Am E

Sing en ju - bel in Je - sus Naam.
dan ver - stom el - ke nu - we klank!
laat ons le - we, vir e - wig vry!

*Hierdie lied moet soos volg gesing word:*
*Refrein — Strofe 1 — Refrein — Strofe 2 — Refrein — Strofe 3 — Refrein.*

**Melodie: P. Janssens**
**Teks: H.B. Meyer, verwerk en aangevul deur W.M.L. Strydom en A.P. van der Colf**

# 11 AAN JESUS, KONING, AL DIE EER

**Open. 5:8–10**

**Toonsoort: G majeur**

1. Aan Je - sus, Ko - ning, al die eer! Buig eng' - le voor Hom, buig eng' - le voor Hom neer. God gee aan Hom die ko - nings kroon.

*Refrein:* Kom loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom en volg Hom as u Heer!

Kom loof Hom Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom. Loof Hom en volg Hom as u Heer!

2. Loof Hom, verlostes van die Lam,
wat om sy troon, wat om sy troon verkeer.
Sing alle volke, elke stam!

3. Eens sal verlostes almal saam
daar om die troon, daar om die troon verkeer.
Dan loof ons saam sy grote Naam.

**Melodie: Tradisioneel (Wallies)**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

*Die klein nootjies is opsioneel.*

# 12 EER AAN GOD, DIE VADER

**Jes. 6**

**Toonsoort: F majeur**

**Met toewyding**

F Bb F Bb Gm7 C

Eer aan God, die Va - der; eer aan God, die Seun;

A Dm Bb F Bb C F

eer aan God, die Heil' - ge Gees — aan God drie-e - nig, eer.

Bb F C Dm Bb F C7 F

Hei - lig, hei - lig, hei - lig! A - men.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 13 ONS LOOF U VIR AL U HANDEWERKE

Toonsoort: G majeur

**Plegtig**




Em C
loof U vir son en maan en ster-re. Ons loof U vir

D
see en kon-ti-nen-te. Ons loof U, want U is

*Refrein:*
G
won-der-baar. Ons prys dié God wat al-les

Em
on-der-hou; ons prys die Seun vir lief-de en vir trou;

C D
ons prys die Gees wat ons hier lei en bou. Ons prys die

G C G
Heer. Op God drie-e-nig kan ons al-tyd ver-trou.

2. Ons loof Hom wat self ons pad kom loop het.
Ons loof Hom wat sondaars vrygekoop het,
beseël dit deurdat Hy ons laat doop het:
Ons loof U, o Jesus, wonderbaar.

3. Ons loof U vir oorvloed nuwe lewe.
Ons loof U vir toekomsperspektiewe.
Ons loof U, u Gees rig nou ons strewe.
Ons loof U, want U is wonderbaar.

*Behou dieselfde tempo deurgaans.*

**Melodie:** Europese oorsprong, mondeling oorgelewer
**Teks:** Franciscus van Assisi, vertaal deur W.M.L. Strydom,
verwerk deur A.P. van der Colf

## 14 DIE HEMEL ROEM

**Ps. 19**

**Toonsoort: G majeur**

Die he - mel roem en ver - heer - lik die He - re: dit

dra sy Naam, sy groot - heid voort. *Mans:* Die aar - de

eer Hom, die se - ë en me - re, voort - du - rend ruis die

al - mags - woord. *Dames:* Wie hou die he - mel se tal - ry - ke

ster - re? Wie het die son se baan ge -

stel? *Almal:* So stra - lend kom hy, met glans uit die

ver - te: met lig en krag op Gods be -

vel — met lig en krag op Gods be - vel.

2. Volmaak en waar is die woord van die Here:
dit dra sy wil, sy wysheid voort.
Sy wet gee insig; sy eise bring vreugde
vir hul wat lief is vir sy woord.
Want sy bepalings is goed en regverdig:
dit maak ons lewe nuut en skoon.
Met meer as goud — en veel soeter as heuning —
word hul wat glo deur God beloon. (2x)

3. Alwetend, magtig en goed is die Here:
sy waarheid lei sy kinders voort.
Ons dink is duister, ons oordeel onsuiwer —
kom lei, o Gees, ons deur die Woord.
Bewaar my ook van opsetlike sondes;
laat hul my lewe nie regeer.
Dan sal ons vry wees om U te verheerlik —
Verlosser, Rots, vir ewig Heer. (2x)

**Melodie: L. van Beethoven**
**Teks vertaal deur A.P. van der Colf**

*Hierdie lied moet verkieslik nie met kitaar-begeleiding gesing word nie.*

# 15 HEILIG, HEILIG, HEILIG IS DIE HERE GOD

Jes. 6:3—7

Toonsoort: C majeur

Met eerbied
















Melodie: Onbekend
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 16 JESUS, GROOT BO ALMAL

Toonsoort: C majeur

Aanbiddend

C Am

1. Je - sus, gróót bo al - mal: ster - ke Ver -

Dm G

los - ser, mag - ti - ge Heer en Hei - land, Im -

C Am

ma - nu - el — God is met ons — red - den - de

Dm7 G C

He - re, le - wen - de Woord.

2. Here, nie meer twyfel!
Vreugde en blydskap, lewe in oorvloed gee U.
Immanuel — God is met ons —
reddende Here, lewende Woord!

*Die tweede strofe kan in D majeur gespeel word: A7→D, Bm, Em, A; D, Bm, Em, A, D.*

Melodie: P. Cain
Teks: N. Hearn, vertaal en verwerk deur A.P. van der Colf

# 17 HEILIG, HEILIG, HEILIG

Toonsoort: D majeur

D A D G D Em A7
Hei - lig, hei - lig, hei - lig, hei - lig is die

D A D A D G D
Heer. Geen be - gin of ein - de —

Em A7 D D F#m
e - wig is Hy Heer. God van ons ver -

B Em A7 D A
los - sing, God wat ons be - waar!

D7 G D Em A7 D
So is ook sy woor - de: mag - tig, vas en waar.

2. Heilig, heilig, heilig, heilig is die Heer.
Hemel, aarde, ruimtes — oral is Hy Heer.
In sy groot genade, ver bo ons verstand,
hou Hy al wat lewe in sy Vaderhand.

**Melodie: F. Schubert**
**Teks vertaal en verwerk deur A.P. van der Colf**

*Die tweede stem is opsioneel.*

# 18 O DIEPTE VAN DIE WYSHEID

**Rom. 11:33—36**

**Toonsoort: E majeur**

**As 'n gebed**










2. Wie kan ooit sy bedoeling volledig verstaan?
Want uit Hom, deur Hom, tot Hom, is ál wat bestaan!
Hom kom toe die heerlikheid vir ewig, amen.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 19 DIE CHRISTUS HET DEUR SY EIE BLOED

Toonsoort: E majeur　　Heb. 9:12; 10:19—22

Met toewyding

*Groep 2:* 1. Die Chris-tus het deur sy ei - e
2. Bid al - tyd-deur in die Heil'- ge

E　C#m　F#m

*Groep 1:* 1. Die Chris-tus het deur sy ei - e bloed
2. Bid al - tyd deur in die Heil'-ge Gees

1. bloed in heer - lik - heid na God ge -
2. Gees dat ons aan Hom ge - trou mag

B⁷　F#m　B⁷　E

1. in heer - lik - heid na God ge - gaan
2. dat ons aan Hom ge - trou mag wees.

1. gaan en so die weg vir ons ge -
2. wees. Laat wees die hart Gods hei - lig -

E⁷　A

1. en so die weg vir ons ge - baan
2. Laat wees die hart Gods hei - lig - dom.

1. baan dat ons ook nou na God kan gaan.
2. dom. Bly bid en waak tot-dat Hy kom.

F#m　E§　B　E　A　E

1. dat ons ook nou na God kan gaan.
2. Bly bid en waak tot-dat Hy kom.

Melodie: Onbekend
Teks: A.P. van der Colf

# 20 MET DIE SKEMER DAAL DIE VREDE

(Magaliesburgse aandlied)

Toonsoort: G majeur

G Em D7 G

1. Met die ske-mer daal die vre - de, gro - te God

C D7 G D7 G

wat al - tyd waak. U is in u al - mag

D G B Em D G

by my — wat kan my on - rus - tig maak?

2. Heer, vergewe al my sondes.
Maak my hart opnuut weer skoon.
Laat my in u waarheid lewe;
Dan sal ek in vrede woon.

3. Neem ons: kinders, ouers, leiers,
in bewaring hierdie nag.
Môre dank ons U vir goedheid —
gawe van 'n nuwe dag.

Volksmelodie (Suid-Afrikaans) opgeteken deur G.G. Cillié
Teks: G.G. Cillié, nuwe woorde deur A.P. van der Colf

# 21 SOOS BERGFONTEINE




Soos berg-fon-tei - ne vro-lik kab-bel, sing my hart sy
En soos die voël-tjies al - tyd bab-bel, vloei my lied se




dank. U lief - de en goed-heid, Heer, dra
klank.



my op a - rends - vler - ke. U wys - heid en



al - mag, Heer, spreek uit u wer - ke. My



son - des ver - geef U om Chris - tus wil, ge - na - dig.



U dien ek my le - we lank, want U maak al die




on - rus in my stil. Vir hier-die stro - me



le - wend' wa - ter: Heer, my lof en dank!

Melodie: J.S. Bach
Teks: A.P. van der Colf

*Hierdie lied moet verkieslik nie met kitaarbegeleiding gesing word nie.*

# 22 MY ENIGSTE TROOS

Heidelbergse Kategismus

Toonsoort: D majeur

Kragtig, nie slepend nie

1. My e - nig - ste troos in le - we en dood is dat
ek aan Je - sus Chris - tus be - hoort. Met sy kos - ba - re bloed het Hy
my vry - ge - koop — dis my an - ker, my vas - te
hoop. Ek be - hoort nou aan Je - sus. Niks sal
my ooit van Hom kan skei. Met sy kos - ba - re bloed het Hy
my vry - ge - koop — dis my an - ker, my vas - te hoop.

2. Die doop is die seël dat die Heilige Gees
my 'n kind van God, die Vader laat wees.
Sy onfeilbare Woord is die gids wat ons lei;
deur sy liefde bewaar Hy my.
Ek behoort nou aan Jesus.
Niks sal my ooit van Hom kan skei.
Sy onfeilbare Woord is die gids wat ons lei;
deur sy liefde bewaar Hy my.

Melodie en teks: Mondelings oorgelewer
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 23 EK IS BLY

Toonsoort: G majeur

D G D G
Ek is bly, ek is bly, ek ver-bly my in die

D G D$^6_4$ A$^7$
Heer. Hy het my 'n nu - we kleed ge -

D G D Em D Em A
gee. Hy het my ver - los. Hy het my ver -

D G D
los. Ek is bly, ek is bly, soos 'n

G Bm C G$^6_4$ D$^7$
brui - de - gom en bruid. Ek is

G *Slot* G C
bly. Je - sus is my blyd - skap.

A D B
Je - sus is my blyd - skap. Je - sus is my

Em Bm C G$^6_4$ D$^7$ G
blyd - skap. Ek is bly.

Melodie: A. van Wyk
Teks: M. Nel

*Herhaal van die begin af tot by Slot.*

# 24 U HET DIE BROOD GEBREEK

**Joh. 6; Ef. 2:10**

**Toonsoort: D majeur**

**Biddend**

D F♯m D$\frac{6}{4}$ A
1. U het die brood ge-breek eens by die meer —

D F♯m A$\frac{6}{4}$ E A
breek nou die le-wens brood vir my ook, Heer.

Em A D F♯m E A
Wil steeds u waar-heid meer aan my ont-vou

D Em Em$^{7}$ A D
tot ek ook in u Woord my Heer aan - skou.

2. U is die lewensbrood, Heiland, vir my.
U is die Waarheid, Heer, U maak my vry.
U beeld straal uit die Skrif so helder voort —
U soek ek, Heer, Uself, o Lewend' Woord.

3. Soos wat u Gees ons lei, wil ons U dien
met krag en liefde deur Uself voorsien!
Waar ons gelowig volg, waar U ook lei,
doen ons die goeie werk deur U berei.

**Melodie:** W.F. Sherwin
**Teks verwerk deur** A.P. van der Colf

# 25 WEES GENADIG, HEER

Toonsoort: C majeur

C F C

1. Wees ge - na - dig, Heer, spreek my vry. Ek is

Em Dm G C F

son - dig, Heer, spreek my vry. Heer, ver - ge - we my, spreek my

C Dm C$\S$ G C →A[7]

vry. O Heer, spreek my vry.

2. U alleen kan help, praat met my.
Breek die stilte, Heer, praat met my.
Deur u Woord en Gees, praat met my.
O Heer, praat met my.

3. Neem my aan, o Heer, maak my vry.
Sien hoe vas ek is, maak my vry.
Vry om reg te leef — maak my vry.
O Heer, maak my vry.

4. Here, leer my bid, tot u eer;
Here, leer my werk, tot u eer;
Here, leer my sing, tot u eer —
alleen, U tot eer.

*Die tweede strofe kan in D majeur gesing word (D, G, D, F#m, A; D, G, D, Em, D, A, D→B[7]); die derde strofe in E majeur (E, A, E, G#m, B; E, A, E, F#m, E, B, E→G[7]) en die vierde strofe in C majeur, soos die eerste strofe.*

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 26 ONS IS NIE DEUR GOUD OF SILWER

**I Petr. 1:18—25**

Toonsoort: G majeur

G C G D G D G C Am
1. Ons is nie deur goud of sil - wer uit ons on - mag

G$^6_4$ D G C G D G D
vry - ge - koop, maar die red - dings - krag van Chris - tus

G C G$^6_4$ D$^7$ G D
gee ons le - we, gee ons hoop. Lam van God — vir

G
e - wig He - re — Hy het in ons plek kom

D G C G$^6_4$ D G
staan, ons plek kom staan: nooit sal ons ver - lo - re gaan!

2. As die Heer so liefgehad het dat Hy ons sy lewe gee,
moet ons ook mekaar van harte altyd voluit lief kan hê.
Is die mens nie maar soos gras nie?
Net Gods Woord wat ewig bly, (wat ewig bly,)
laat ons lewe waarde kry.

Melodie: J. Hughes
Teks: A.P. van der Colf

*Die tweede stem is opsioneel.*

# 27 HERE, GEE WEER RIGTING

Toonsoort: D majeur

Nie te stadig nie
















2. Here, gee weer vastheid in my lewe:
hou my by die waarheid van u Woord.
Here, gee weer vastheid in my lewe:
leer my ware naasteliefde —
dan gaan ek met vreugde altyd voort —
ek gaan met U.

**Melodie: Pieter de Villiers**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 28 WANT SO LIEF HET GOD DIE WÊRELD GEHAD

**Joh. 3:16**

**Toonsoort: A majeur**

A E7 A
Want so lief het God die wê - reld ge - had dat

D A E
Hy sy e - nig-ge - bo - re Seun ge - gee het, ge -

A D E
gee het, so-dat elk - een wat in Hom glo nie ver-

A C♯7 F♯m D A E7 A
lo - re mag gaan nie, maar die e - wi-ge le - we kan hê.

**Melodie: Tradisioneel**

# 29 EK WAS EENSAAM EN VERLAAT

Toonsoort: E mineur — G majeur

*Voorsanger:*




1. Ek was een-saam en ver - laat — al was men - se rond-om




my. Daar was nie-mand wat my ver - staan. Maar u




woord kom toe hel-der na my: "Kom na My toe




al - mal wat moeg en oor - laai is. Kom na




My toe, Ek gee rus." Toe ek




op - staan en, nog ver-ward, my hand in sy - ne lê, kry die




le - we sin — en vind ek rus in Hom.

2. Maar die twyfel kom toe weer:
is ek kind van God, of nie?
Maar sy woorde kom helder deur:
"Uit my hande ruk niemand jou nie!"

3. Nie meer eensaam en verlaat!
En ek voel nie meer so dig.
Want u juk, Heer, is werklik sag;
en u las is 'n vreugde, dis lig!

**Melodie en teks: Susan Barnard**
**Teks verwerk en aangevul deur A.P. van der Colf**

# 30 JESUS, TOE EK LIG GESOEK HET

**Toonsoort: E majeur**

1. Je - sus, toe ek lig ge - soek het in my
toe ek U om hulp ge - roep het — U wat

groot - ste duis - ter - nis,
ál Ver - los - ser is — ook al het ek lank ge -

smeek, het die mô - re aan - ge - breek dat ek met die

son se stra - le bly kon juig: "My God, my Va - der."

2. Here, U was deur die jare
met u Woord en Gees naby:
in my vreugdes, in gevare
kon ek weet hoe U wou lei.
Hou my vol in u besit:
dat ek dankbaar werk en bid.
Uit u liefde en genade
spruit die lewe, troue Vader.

**Melodie: J. Schop, 1642**
**Teks: A.P. van der Colf**

*Hierdie lied moet verkieslik sonder kitaarbegeleiding gesing word.*

# 31 WEES STIL EN WEET: "EK IS DIE HEER"

**Eks. 14:14; Ps. 62.2**

Toonsoort: D majeur

Gedrae

D A D Bm

1. Wees stil en weet: "Ek is die Heer. Ek spreek en

G Em7 A D Em A7 D

wind en gol-we be-daar, Ek sal ook jou ge-trou be-waar".

2. Vertrou en weet: "Ek is die Heer.
Laat rus by My jou kommer en vrees,
vertrou en volg my Woord en Gees."

Melodie: Tradisioneel
Teks: A.P. van der Colf

# 32 U KEN MY DEUR EN DEUR

Toonsoort: E majeur







*Refrein:*










2. Mag u bevrydingswoord
altyd voorspoedig loop.
Maak self die paaie oop
na elke hart en oord.

Melodie: C. Franck
Teks: A.P. van der Colf

# 33 U WOORD IS 'N LAMP

**Ps. 119:105—112**

Toonsoort: G majeur

D G D G Em Am D G D
1. U Woord is 'n lamp wat don-ker ver-dryf; 'n

G A7 D Em A D
lig wat die pad vir my hel-der wys. U

G B Em C G D G
raad is be-trou-baar — want U is ge-trou. Heer,

C G D G Am D G
deur u ge-na-de wil ek daar-by hou.

2. U Woord is 'n lamp — dit wys my die weg:
maak lig oor 'n saak, laat kies vir my reg.
Dis waar en dis ewig; ons kan daarop bou.
Heer, deur u genade wil ek daarby hou.

**Melodie: W. Croft**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 34 KEN HOM IN AL JOU WEË

**Spr. 3:6**

Toonsoort: G majeur

G Em C G

Ken Hom in al jouwe - ë, ken Hom in al jouwe-ë,

Em D G D7

dan sal Hy jou paai - e ge - lyk maak, ge - lyk maak,

G Bm C7 D G

ge-lyk maak. Ken Hom in al jou we - ë.

**Melodie en teks: D.P. Myburgh**
**(Melodie soos gesing deur die A.C.S.V.)**

# 35 BLY VOLHARD SOOS ATLETE

**Hebr. 12:1—3; I Kor. 9:24—27**

**Toonsoort: E majeur**

E B⁷ C#m F#m A

1. Bly vol-hard soos at - le - te — dis God wat ons wed-loop be-

B E G#m A

paal. Daar's 'n skaar ver - los - tes wat wag om die

E C#m B⁷ E

baan dat ons al - mal die wen-streep sal haal.

2. Elke las moet ons afgooi
— die sonde wat maklik verstrik —
dat ons God se pad met volharding kan loop:
dis die pad na die ware geluk.

3. Hou die oë op Jesus —
ons Vriend, ons Verlosser, ons Hoof.
Vir die vreug daarná het Hy smarte verdra:
Hy begin en versterk ons geloof.

**Melodie: H.H. Lemmel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 36 DOEN SLEGS U WIL, HEER

Toonsoort: E majeur

Met toewyding

E A E C# B

1. Doen slegs u wil, Heer — u wil met my. U, Pot - te

E B B7 E A E

bak - ker, met my, die klei. Vorm my en maak my net soos U

A F#m E6/4 B7 E

wil. Op U bly wag ek, ne - de - rig, stil.

2. Heer, dit is dwaasheid om weg te breek,
as dit te laat is, bidloos te smeek.
Sélf navigator; sélf my strateeg. . .
Duisende lewens, doelloos en leeg.

3. Hou my gewillig onder u hand,
lei my emosies, krag en verstand.
U wil ek dien, Heer, U wil ek eer;
U weet die beste: U moet regeer.

Melodie: G.C. Stebbins
Teks verwerk en aangevul deur A.P. van der Colf

# 37 PRAAT EK MENSE-, ENG'LETALE

**I Kor. 13**

Toonsoort: D majeur




1. Praat ek men-se-, eng'-le - ta - le, maar dis nie uit lief - de nie,




is my woor-de hol sim - bo - le: klan-ke son-der me - lo-die.




Al kan ek ge - hei - me uit - lê, ber - ge deur ge - loof ver - sit,




of al het ek al die ken-nis—son-der lief-de is ek niks.

2. Sonder liefde sal my gawes, al my ywer, my nie baat.
Net die warme hart van liefde bly oorwin met goed die kwaad.
Onreg kan dit nie verdra nie, maar dis met die waarheid bly.
Deur vergifnis, hoop, verwagting kom die beste in ons vry.

3. Al die tale, profesieë — met die tyd gaan dit verby.
Net die liefde, die volmaakte, kom en sal vir altyd bly.
Want geloof gee troos en rigting; na die "eendag" reik die hoop —
maar die liefde is die lewe! God is liefde. Ewig. Groot.

**Melodie: L. van Beethoven**
**Teks: A.P. van der Colf**

## 38 GENADE, ONBESKRYFLIK GROOT

**Luk. 15:11—32**

Toonsoort: G majeur

**Rustig**

D G Bm C D

1. Ge - na - de, on - be - skryf - lik groot het

G Em D G Bm

U aan my be - wys: ver - lo - re seun — 'n

C D Em D G

weg - loop-kind — weer in die va - der - huis!

2. Ek is die naam van kind nie werd —
wou self my sake reël.
My lewe, kanse, tyd en geld
is nutteloos verspeel.

3. Maar U sien ver, oneindig ver.
U sien my honger, dors.
Want toe ek kom, my skuld bely,
druk U my aan die bors.

4. Genade, onbeskryflik groot:
daar's fees, ek is weer tuis!
U Seun bring my — verlore mens —
weer na die vaderhuis.

5. En jy, ou maat, dáár eenkant weg?
Lyk of jy honger ly.
Kom na die Vader; kom maak reg.
Genade maak weer vry.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 39 AAN ALMAL WAT HOM AANGENEEM HET

**Joh. 1:12—14**

**Toonsoort: D mineur**

**Stadig**

Dm A Dm

Aan al - mal wat Hom aan - ge-neem het, gee die He - re die

A Dm Gm Dm

reg dat hul - le só sy kin - ders word—aan

A7 Dm Gm

hul wat waar - lik in Hom glo. Hul was eers nie sy

Dm Dm§ A7 Dm

kin - ders nie — hul word dit nou deur sy Seun.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 40 EK WEET VERSEKER

**Job 19:25; I Joh. 1:6—10; Matt. 11:30**

Toonsoort: D majeur

Nie slepend nie

1. Ek weet ver - se - ker dat Je - sus leef: Hy het my son - de uit lief - de ver - geef. Ek was ver - lo - re, maar deur sy bloed is daar nou vre - de in my ge - moed.

*Refrein:* Hy is my Leids - man, Hy laat my leef. Hy is Oor - win - naar — Hy is die Heer! Selfs as ek strui - kel, en het be - rou, sal Hy ver - ge - we: Hy bly ge - trou.

2. Lig is sy las en sag is sy juk:
Hy gee vermoeides die ware geluk.
Uit sy genade, liefde en trou
weet hul hoe God sy kinders behou.

**Melodie: J.F. Knapp**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 41 ONS AANVAAR JOU MET DIE LIEFDE VAN ONS HEER

Toonsoort: D majeur

Rustig










**Melodie: Onbekend**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 42 MAAK DIE HEILIGE GEES ONS ALMAL EEN

**Ef. 4:1—16**

Toonsoort: E mineur




1. Maak die Hei - li - ge Gees ons al - mal een in ge-loof — as sy




lief - de ons le - we en ons een - heid be-heers — is ons




een in die Heer want Hy's ons Lei - er en ons Hoof.




Va - der, hou ons om Je - sus wil dan een — waar - lik




een. Laat ons lief - hê met die krag wat U ver - leen.

2. Daar's een Gees, en een liggaam; daar's een doop en een hoop;
daar's een God en een Vader wat in almal wil woon —
en Hy woon waar ons liefde aan ons medemens betoon.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 43 ONS IS ALMAL HIER TESAAM

Joh. 13:34; 14:9—17

Toonsoort: D majeur

**Met eerbied**

D Bm
Ons is al-mal hier te-saam, ver - ga-der in sy

Em A
Naam — ver - heer - lik Hom. Tot die

Em A7
dood was Hy ge - trou en daar-deur is ons nou sy

D
ei - en - dom. Laat ons maak soos Hy ons sê: me-

F♯m D7 G B7 Em
kaar steeds lief te hê — en Hom bo al - les eer.

D§ A7 D
Loof Hom, Chris - tus, die Heer.

Melodie: Tradisioneel
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 44 ONS IS GENOOIDE GASTE

**Toonsoort: D mineur**

*Voorsanger:* Dm Gm C

1. Ons is ge-nooi-de gas - te en daar-om is ons hier,

*Groep:* Dm Gm C F

ons is ge-nooi-de gas - te en daar-om is ons hier.

*Voorsanger:* Dm B♭ F Dm C F

Die He - re nooi sy kin - ders om fees te vier,

*Groep:* Dm B♭ F Gm Dm Gm Dm

die He - re nooi sy kin - ders om fees te vier.

2. U is die lewensbrood, Heer, U wil u gaste voed,
   U is die lewensbrood, Heer, U wil u gaste voed.
   Laat ons dan met verwagting ons Heer ontmoet,
   laat ons dan met verwagting ons Heer ontmoet.

3. Wil U, o Gees van waarheid, ons lewens so beheer,
   wil U, o Gees van waarheid, ons lewens so beheer,
   dat ons mekaar sal liefhê soos U ons leer,
   dat ons mekaar sal liefhê soos U ons leer.

**Teks en melodie: K. Rommel**
**Teks vertaal deur W.M.L. Strydom, derde strofe van A.P. van der Colf**

# 45 DIE EIS WAT JESUS STEL

**Matt. 16:24—27**

F

**Toonsoort: A majeur**



1. Die eis wat Je - sus al - tyd aan sy dis - si - pel



stel: "Neem op jou kruis en volg My" — wýs



wat is op die spel! Al wen jy ook die



wê - reld, jou - self sal jy ver - loor, maar



volg jy Hom as Lei - er, volg jy die reg - te spoor.

2. Sy eis is onvermybaar: ons moet onsself verloën:
Net dán kan ons sy liefde, sy reg en trou vertoon.
Die weg wat na verhoging uit die verneed'ring lei,
het Jesus self — ons Leidsman — geloop, en voorberei.

**Melodie: G.J. Webb**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 46 GOD VAN YSTER EN BETON

Toonsoort: A mineur

**Sterk ritmies**

Am
1. God van ys - ter en be - ton, Skep - per van die

E7 Am Dm Am
vuur - rooi son, God van sui - er, God van stoom,

E Am G Am Dm G
God van vuur - pyl en a - toom: He - mel - vors, U's

C Am E7 Am G Am
God van mag, Heer van el - ke bron van *krag*.

2. U laat bliksemflitse slaan,
U beveel die stormorkaan.
Soos 'n arend in sy vlug
skeur die straler deur die lug.
Motor, trein en satelliet —
U's die God wat *spoed* gebied.

3. God van kuns en wetenskap,
God van studie͡en vakmanskap,
God van chemie en musiek,
God van orde en metodiek,
Heer van Woord en kerk en doop:
U sluit alle *kennis* oop.

4. Heer van heerlikheid en eer
wat die groot heelal regeer,
U verbreek die dood se mag:
Christus leef. Dis ewig Dag.
U het sondaars losgekoop.
U is *liefde*, U is *hoop*.

Melodie: J. de Wet
Teks: F. Westerbrook, vertaal deur W.M.L. Strydom

# 47 SOEK IN GOD JOU STERKTE

Ef. 6:10–20

Toonsoort: D majeur




1. Soek in God jou sterk - te; kry by Hom jou krag.




Maak sy wa - pen - rus - ting jou ge - wo - ne drag!




Nie teen vlees en bloed nie maar teen bo - se lis —




dís waar - teen ons el - ke dag se stryd en worst'-ling is.




Teen die on - heils - mag - te — gees - te in die lug —




veg ons mét die He - re en ons sal nie vlug.

2. *Waarheid* en *Opregtheid*, altyd op hul pos,
met die Blye Boodskap dat die Heer verlos;
met geloofsvertroue, as 'n skild wat keer —
daarmee kan ons elke aanval van die Bose weer.
Helm van verlossing stewig op die kop
veg ons met die Geesswaard — dis die Woord van God!

3. Doen ons alles biddend, sal die Gees ons lei,
sal ons op-en-wakker en gewapen bly.
Dan sal ons kan saamstaan, saam kan bid en werk:
só maak ons oorwinnings moontlik vir Gods saak en kerk.
*Bid* en *Samewerking* — voluit as 'n span! —
open die geheime van die Heer se plan.

**Melodie: A.S. Sullivan**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 48 JULLE HET NIE WANT JULLE BID NIE

Jak. 4:2, 3; Joh. 4:35, 38; 15:7, 8

Toonsoort: D majeur

Innig: matige spoed

D Em D Em D A7
Jul - le het nie, want jul - le bid nie. Jul - le het nie,

D A7 D G D A7
want jul - le bid nie. Jul - le bid, maar jul - le ont - vang nie, om-

Bm G A D D Em
dat jul self - sug - tig vra. Bid op - reg en

D A7 D F# Bm
bid ge - lo - wig. God se Naam word so ver - heer - lik

G A7 Bm D Em
as sy volk ge - loofs - vrug dra. Bid op - reg en

Bm A7 Bm F#m A7 D
bid ge - lo - wig. God se Naam word so ver - heer - lik

G A7 D
as sy volk ge - loofs - vrug dra.

Melodie: Pieter de Villiers
Teks: A.P. van der Colf

# 49 DUISENDE GETUIES

**Op. 22:12—21**

Toonsoort: D mineur

**Rustig**

Dm Gm Dm
Dui - sen - de ge - tui - es dra die Heer se Woord
Al - tyd roep die Gees en die ge-meen - te Hom:

Gm Dm Gm A Dm Dm Bb
deur die loop van eeu - e voort. Hul wat dors het,
"A - men! He - re Je - sus, kom!"

C F A7 Bb Gm A Dm
kan die wa - ter van die le - we vry ge - niet.

Bb Gm C Dm
Maar wie vals is, hul - le bly bui - te,

C F Gm Dm A7 Bb
hul - le vreug - de gaan tot niet. Mô - re - ster en

Gm A Bb A7 Bb Gm A Dm
Brui - de - gom: A - men! He - re Je - sus, kom!

**Volksmelodie**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 50 GAAN NA AL DIE NASIES

**Matt. 28:19 en 20**

Toonsoort: E majeur

E A E B C♯m
1. Gaan na al die na - sies, o - ral,

F♯m E E$\frac{6}{4}$ B E
maak hul my dis - si - pels. Gaan na al die

A E B C♯m F♯m B E
na - sies, o - ral: Ek is met jul al - tyd.

2. Maak hul my dissipels, doop hul,
soos Ek jul beveel het —
in die Naam van God drie-enig:
Ek is met jul altyd.

3. Dit wat Ek vir jul geleer het,
laat hul dit ook navolg.
Maak hul my dissipels, leer hul:
Ek is met jul altyd.

Melodie: Die sogenaamde Antonius-koraal, deur Brahms toegeskryf aan J. Haydn
Teks: A.P. van der Colf

# 51 AS EK SOEK

Toonsoort: A majeur

*Dames:*

A D A E

1. As ek soek, in duis - ter

*Mans:*

1. As ek soek, in duis - ter tas,

D E A

tas, dan sien ek hel - der ster - re skyn.

dan sien ek hel - der ster - re skyn.

E

En ek vra: Wat is 'n

En ek vra: Wat is die mens?

A♮ E A

mens? God dink aan ons! Hy dink aan my.

Dink God aan ons? Hy dink aan my.

| *Mans:* | *Almal:* | *Dames:* |
|---|---|---|
| 2. As ek sien | | — As ek sien |
| daar in die krip | | — in doeke lê |
| die kindjie Jesus — mens vir ons. . . | | — die kindjie Jesus — mens vir ons. . . |
| sing ek saam | | — sing dan saam |
| met almal saam: | | — met almal saam: |
| — Hy het gekom — | | — Hy het gekom — |
| | God is met ons. | |
| 3. As ek soek | | — As ek soek |
| op Golgota, | | — op Golgota, |
| en ek sien Jesus straf verdra. . . | | — en ek sien Jesus straf verdra. . . |
| dan weet ek: | | — weet ek ook: |
| U sterf vir my. | | — U sterf vir my. . . |
| U het die skuld | | — U het die skuld |
| | vir my betaal. | |
| 4. As ek sien, | | — As ek sien |
| die leë graf, | | — die steen is weg, |
| hoor ek die engel: "Jesus leef!" | | — dra ek die boodskap: "Christus leef!" |
| Heer, U leef! | | — Heer, U leef; |
| U't opgestaan, | | — dood is oorwin! |
| die dood oorwin! | | — My Here leef! |
| | Die Here leef! | |
| 5. Jesus, Heer, | | — U's my Heer! |
| ons loof U saam! | | — Ons prys u Naam! |
| Laat, Heer ú liefde groei in my. | | — Laat naasteliefde groei in my. |
| Sing dan saam. | | — Sing dan saam, |
| almal tesaam: | | — almal tesaam: |
| Die Here leef! | | — God, deur sy Gees, |
| | God is met ons! | |

**Melodie: Onbekend**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 52 OP HIERDIE DAG

**Sondaglied**

**Ps. 118:24—27; Joh. 21; Hand. 2; Op. 1:9—11**

Toonsoort: E majeur

E

1. Op hier-die dag, op hier-die dag het die

B E B

Heer ge - werk, het die Heer ge - werk. Laat ons die dag,

E B

laat ons die dag dan met vreug - de vier, dan met

E A

vreug - de vier. Ons dink van - dag aan 'n

E A

won - der - werk: God wat ver - los, maak van

E

ons sy kerk. Ons kan die dag,

B7 E

nou met vreug - de vier.

ons kan die dag, nou met vreug-de vier.

2. Op hierdie dag (2x)
het Hy opgestaan. (2x)
Op hierdie dag (2x)
is die dood oorwin! (2x)
Ons dink vandag aan 'n wonderwerk!
God, wat verlos, maak van ons sy kerk.
Ons kan die dag (2x)
nou met vreugde vier.

3. Op hierdie dag (2x)
is die Heil'ge Gees (2x)
— op hierdie dag — (2x)
oor ons uitgestort. (2x)
Ons dink vandag aan 'n wonderwerk!
God, wat verlos, maak van ons sy kerk.
Ons kan die dag (2x)
nou met vreugde vier.

4. Laat ons vandag (2x)
met ons harte werk: (2x)
laat ons aanbid (2x)
en die Here dien! (2x)
Ons dink vandag aan 'n wonderwerk:
God, wat verlos, maak van ons sy kerk!
Aan Hom die lof (2x)
en aan Hom die dank!

**Volksmelodie van Fiji**
**Teks: A.P. van der Colf**

*Die beurtsang kan soos volg uitgevoer word:*
*Note met steeltjies na bo — voorsanger (of mans)*
*Note met steeltjies na onder — groep (of dames)*

# 53 HY IS HEER!

Fil. 2:8—11

Toonsoort: G majeur



2. Hy regeer,
Hy regeer
van die regterhand van God
want Hy is Heer!
Elke knie sal buig
elke mens erken:
Hy, Jesus, Hy regeer!

3. Hy kom weer,
Hy kom weer,
op die wolke — om te oordeel —
Hy is Heer!
Elke knie sal buig,
elke mens erken:
Hy, Jesus, Hy kom weer!

Melodie: Tradisioneel, tweede stem bygevoeg deur B.M. Spies
Teks verwerk en aangevul deur A.P. van der Colf

*Die tweede stem is opsioneel.*

# 54 HIERDIE HEILIGE NAG

Toonsoort: A majeur










2. Daardie heilige nag. . .
O, hoe groot ons gebrek!
Herberg — maar sonder 'n plek.
Wie het sy Heiland verwag!

3. Dié geseënde nag
het die wonder gebeur —
God het die hemel geskeur!
Jesus, wat vriendelik lag. . .

4. Nag? Of eindelik dag?
Dink, dat engele sing!
Gló dan die boodskap gebring:
Vrede — vir wie dit verwag.

Melodie: Tradisioneel (Duits), tweede stem bygevoeg deur B.M. Spies
Teks: A.P. van der Colf

# 55 HOOR DIE BLYE ENG'LE SING

Toonsoort: G majeur





















2. Christus het 'n mens geword:
in ons angste Hom gestort.
Op die tyd deur God bepaal,
het sy Seun na ons gedaal.
Daar's geen prag vir Hom beskik
maar 'n nederige krip.

**Melodie: F. Mendelssohn**
**Teks: C. Wesley, verwerk deur A.P. van der Colf**

# 56 SY NAAM IS WONDERBAAR

**Jes. 9:5 en 6**

Toonsoort: C majeur













2. Sy Naam is Vredevors: sy heerskappy,
sy reg en waarheid maak ons weer vry!
Dié Kind — die Seun van God — oorwin die dood:
een met die Vader — bo almal groot!

Melodie: Onbekend
Teks: A.P. van der Colf

# 57 SAAM WIL ONS DIE HERE PRYS

**Kanon**

Toonsoort: G majeur

**Rustig**

1\. Saam wil ons die He - re prys vir al sy lief - de.

Al - mal loof sy gro - te Naam! 2. Hy is goed vir

elk van ons; dank Hom uit een mond te-saam.

3\. Een in Je - sus, on - se Heer — wie Hom lief - het,

gee Hom eer; 4. in die Gees is ons te-saam.

God is lief - de, roem sy Naam.

**Volksmelodie (Tsjeggies)**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 58 ONS GOD EN VADER

**Kanon**

**Joh. 4:23**

Toonsoort: G majeur

1. Ons God en Va - der, hoor ons lof- en dank - lied. Ons wil U be - sing.

2. Ons Here Jesus, neem die vreugdeoffers wat ons aan U bring.

3. O Gees, ons Voorspraak, lei ons in u waarheid tot aanbidding.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 59 VIR SPYS EN DRANK SÊ ONS U DANK

**Die eerste sin kan as 'n kanon gesing word.**

Toonsoort: G majeur

Biddend



**Melodie en teks: Tradisioneel**

*Dieselfde polsslag moet deurgaans gehandhaaf word.*

# 60 VADER, VIR DIE ETE, DANKIE

**Kanon**

Toonsoort: D majeur

1\.
Va - der, vir die e - te, dan - kie.

2\.
Laat ons U dien met al ons krag - te. A - men.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 61 GOD DRIE-ENIG

Mark. 10:18

Kanon

Toonsoort: E mineur

1. Em D Em B7 2.

God drie - e - nig, wie is goed be-hal - we U!

3. 4.

Va - der, Seun en Hei - li-ge Gees — Heer, ons aan-bid U.

Dan-kie, o God, vir u lief - de. Dan-kie, o Heer, vir ge-na - de.

Heer, vir u raad en vir u lei-ding—dank aan U vir e - wig.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 62 SOEK ALLEREERS DIE KONINKRYK

Matt. 6:33
Kanon

Toonsoort: D majeur

Stadig, nadenkend
















Melodie: K. Lafferty
Teks: A.P. van der Colf

# 63 VADER, DIS 'N FEES

**Kanon**

Toonsoort: B♭ majeur

1. Va - der, dis 'n fees, volk van God te wees.

Laat ons deur ons lief - de toon, Heer, dat U in ons woon.

2. Vader, dis 'n fees,
een in U te wees.
Mag die wêreld agterkom,
ons is U eiendom.

3. Vader, hoor my lied,
ek wil U vereer.
Laat ek nou myself vergeet,
vul U my lewe, Heer.

Melodie: L. van Rensburg
Teks: B.J.J. van Rensburg

# 64 WEES MY GENADIG

**Kanon**

**Toonsoort: G mineur**

**Stadig**

1\. Wees my ge - na - dig, He - re, my God.

2\. Delg uit my son - de— dit is so groot.

3\. Wees my ge - na - dig in Je - sus Naam.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 65 DIE HEER HET OPGESTAAN

**Kanon**

Toonsoort: E♭ majeur

1\. Die Heer, die Heer het op - ge - staan, 2. oor - win - nend uit die graf ge - gaan: 3. Die He - re leef, Hy laat ons leef. 4. Kom al - mal loof die Heer!

**Melodie: Mondelings oorgelewer**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 66 ERE AAN GOD OP SY HEMELTROON!

**Kanon**

**Toonsoort: B♭ majeur**

1\. E - re aan God op sy he - mel - troon!

2\. Vre - de op aar - de waar Hy kom woon: on - der

3\. men - se in wie Hy be - ha - e het: Im -

4\. ma - nu - el, Im - ma - nu - el.

**Melodie: L.E. Gebhardi**
**Teks: A.P. van der Colf**
**Kopiereg: F.A.K.-Sangbundel**

# Vir kleiner kinders

# 67 LOF EN PRYS AAN GOD, DIE HEER

Toonsoort: D majeur

D A
Lof en prys aan God, die Heer!

D Em A D D
Loof en prys Hom, gee Hom eer. Hy is God en

G D G D A D
Hy re - geer — tot in e - wig - heid die Heer.

Melodie en teks: P. McLachlan
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 68 EK WIL DIE HERE LOOF

**Ps. 138:1, 3**

Toonsoort: G majeur

G A7 D Ek wil die He - re loof,

Ek wil die He - re loof,

D7 G loof met my he - le hart.

loof met my he - le hart;

G G7 C Am G6/4 D G

Hy gee hul wat roep weer nu - we krag.

**Melodie: E. Niemand**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 69 LOOF DIE HEER, HY IS GOED

**Ps. 103**

**Toonsoort: G majeur**

D G Bm C

Loof die Heer, Hy is goed, loof sy

Am D G

hei - li - ge Naam; laat al - les in die

C G§ D G

groot heel - al die He - re loof.

2. Hy't my sondes vergeef
en Hy maak my sy kind —
laat alles in die groot heelal
die Here loof.

3. Loof, o hemel, die Heer,
al die engele saam —
laat alles in die groot heelal
die Here loof.

**Melodie: Onbekend**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 70 LIEFDEVOLLE VADER

**Gen. 1:31; 6:11, 12; Pred. 3:10—11.**

Toonsoort: F majeur

F Bb
1. Lief - de-vol - le Va - der — vir U maak al - mal

C Bb F Am
saak. U laat oor al - mal reën, Heer,

Bb C F F Bb
want U is vol - maak. Vriend en vy - and lief - hê,

G C Bb
en me - kaar aan - vaar — net só kan ons u

F Gm C F
kin - ders wees, net só u wet be - waar.

2. Liefdevolle Vader, U't alles mooi gemaak:
die aarde, maan en son, tot by die verste ster.
Laat ons dan u wêreld nie besoedel nie —
deur wat ons sê of doen, of selfs deur ons gedagtes nie.

Volksmelodie (Wallies)
Teks: A.P. van der Colf

# 71 SPREEK HEER

I Sam. 3:10

Toonsoort: G majeur

G C G Em
Spreek Heer, spreek Heer, want u kin - ders

D§ D G C
luis - ter. Net u Woord, Heer,

G§ D7 G
bring weer lig in duis - ter.

Melodie: Onbekend
Teks: A.P. van der Colf

# 72 EK MAAK MY OGIES TOE

Toonsoort: D majeur

D
1. Ek maak my o - gies toe en

A7 D
vou my hand - jies saam; so bid ek tot die

A7 D
Heer en loof sy gro - te Naam.

2. Hy laat my rustig slaap;
Hy hou oor my die wag.
En môre vroeg wek Hy
my met die nuwe dag.

**Melodie en teks: D.P. Myburgh**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 73 JESUS, ONS SÊ DANKIE

Toonsoort: F majeur

F C F
1. Je - sus, ons sê dan - kie

B♭ F C F C7 F
vir u By - bel - boek. Daar - in sê U

B♭ Gm F C F
duid' - lik dat U na ons soek.

2. Jesus, ons sê dankie: U kom by ons woon.
Bly dan in ons harte altyd op die troon.

Melodie en teks: J. Lubbe
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 74 DANKIE, GOEIE HEER

Toonsoort: G majeur







2. Dankie, goeie Heer,
vir die land en groot blou see.
Dankie, goeie Heer,
vir wat U ons alles gee.

**Melodie en teks: W. Viljoen**

# 75 VIR MY PAPPIE EN SY WERK

Toonsoort: D majeur










2. Vir my juffrou wat my leer
en dat ek kan speel en werk,
sê ek baie dankie, Heer.
En ook dankie vir die kerk.

Melodie: J.C. Carstens
Teks: A.P. van der Colf

# 76 DANKIE, HEER, VIR WAT ONS EET

Toonsoort: G majeur

G D G C
Dan - kie, Heer, vir wat ons eet,

Am Em A D G $D^7$
wat ons leer en wat ons weet. Soos die voël - tjies

Em Am $G^6_4$ D G C G
wat daar sing, wil ons U ons dank - lied bring.

Melodie: A. van der Merwe
Teks: I.L. de Villiers

# 77 DANKIE, HEER

Toonsoort: G majeur

G C G

Dan - kie, Heer, dat U by my bly; dat u Woord en

Em D G C G

Gees my ook lei. U is my Va - der, U is my Heer —

Am G6/4 D G

graag wil ek le - we soos U my leer.

Melodie: S. Sykes
Teks: A.P. van der Colf

## 78 DUISEND DANKIES

Toonsoort: G majeur

G C
1. Dan - kie vir die mô - re, vir 'n nu - we

G B Em Am
dag. Dan-kie vir die son - skyn wat so hel-der

D G
lag.* Dan - kie, ons kan werk en speel;

C G *Refrein:* Em
ons kan van U leer. Dat U só met

D G C D G
lief - de sorg — 'n dui - send dan - kies, Heer!

2. Dankie vir ons ouers
en vir al ons maats.
Dankie vir gesondheid:
hoor en sien en praat.
Heer, U neem ons sonde weg —
altyd weer en weer.

**Melodie:** J. Josey
**Teks:** A.P. van der Colf


** Met reën in die lug, vervang hierdie reël met: "Dankie vir die wolke en die reën wat val."*

# 79 JESUS NOOI DIE KINDERTJIES

Toonsoort: F majeur










2. Jesus nooi die kindertjies
al is hul nog klein.
Hy leer hul om Hom te dien en maak hul hartjies rein.

3. Jesus nooi die kindertjies —
almal kan maar kom.
Elkeen wat Hom liefhet, is die Heer se eiendom!

**Melodie:** M.M. Odendaal
**Teks:** A.P. van der Colf

# 80 DIE HERE IS MY HERDER

Ps. 23

Toonsoorte: B♭ majeur, G majeur, B♭ majeur

Eenvoudig en innig

F B♭ Gm E♭ Cm

1. Die He - re is my her - der, wat kan 'n mens meer

F D7 G D7 G

vra? Die He - re is my her - der, wat

Am D7 G E Am

kan 'n mens meer vra? Ek word deur sy

E Am E *Refrein:*

lief - de en al - mag ge - dra. Hy sal

C F Dm G C

al - tyd die goei - e her - der bly.

Gm E♭ Cm F7 B♭

Hy sal al - tyd die goei - e her - der bly.

2. Al gaan ek deur die donker,
die Here is met my.
Al gaan ek deur die donker,
die Here is met my.
Vir niks is ek bang nie –
Hy is my naby.

3. U goedheid en u liefde
beskerm my soos 'n huis.
U goedheid en u liefde
beskerm my soos 'n huis –
solank as ek lewe,
is ek daarin tuis.

**Melodie: Pieter de Villiers**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 81 DIE HERE VRA VIR PETRUS

**Joh. 21:17**

**Toonsoort: D majeur**




Die He - re vra vir Pe - trus: "Het jy My waar - lik




lief?" Die He - re vra vir Pe - trus: "Het




jy My waar - lik lief?" He - re, U wat




al - les weet, U weet ek het U lief.




He - re, U wat al - les weet, U weet ek het U lief.

Melodie: K. Rommel
Teks: A.P. van der Colf

# 82 TWEE OGIES OM GODS WERK TE SIEN

Toonsoort: D majeur

D A D
Twee o-gies om Gods werk te sien; twee hand-jies om die

G A D G D
Heer te dien; twee oor-tjies om sy woord op te vang;

E A D A
twee lip-pies wat Hom loof met sang; twee voet-jies moet sy

Bm G B7 Em D A D
pad be - tree met één hart-jie om aan Hom te gee.

**Melodie en teks: C.C. Kerr**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

# 83 LAAT MY LIG SÓ SKYN

Toonsoort: F majeur

Bb F
Laat my lig só skyn, laat my lig só skyn soos

C F Bb
Da - ni - ël s'n, Heer. Dan kan hul ook sien dat ek

F C7 F
U wil dien en só die Va - der eer.

Melodie en teks: K.B. Wilkinson
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 84 DAAR'S KINDERS IN DIE WÊRELD

Toonsoort: F majeur



2. Daar's kinders in ons eie land, en kinders oor die see.
En elke kind moet al sy liefde vir die Here gee.

Melodie: B. Els
Teks: A. Theunissen

# 85 DIE OES IS GROOT EN DIE ARBEIDERS MIN

**Matt. 9:37, 38; Joh. 4:35; 10:10 (Luk. 15:10)**

**Toonsoort: G majeur**







2. Die Satan kom en wil lewens verwoes.
   Maar Jesus soek en red: só kom Hy oes.

3. Die Here kom — so het Hyself gesê —
   dat ons die lewe in oorvloed kan hê.

4. Die Here soek totdat Hy sondaars kry;
   so maak Hy engele saam met ons bly.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 86 O VADER, U SEUN IS GEKRUISIG

Toonsoort: G majeur

O Va - der, u Seun is ge - krui- sig vir ons, toe
Maar Hy het ge - ster - we uit lief - de vir ons en

het u dis - si - pels ge - treur.
toe het die won - der ge - beur: Kyk —

Je - sus staan op en Hy le - we! Hy's

gro - ter as al - mal; ek weet: die He - re wat son-des ver -

ge - we, Hy sal nooit sy kin-ders ver - geet.

Volksmelodie (Nederlands)
Teks: Johan Grobler, Gr. 1, berym deur A.P. van der Colf

# 87 DIS WAAR DAT HY LEWE

Toonsoort: D majeur

D A⁷

1. Dis waar dat Hy le - we al sien ons Hom

D F♯m Em

nie. Ge - sels twee oor Je - sus dan

A C♯ F♯m A⁷ D

word hul - le drie! Hy kom as 'n

A⁷ D A D

Vreem-de maar word gou 'n Vriend. Dis waar dat Hy

D G D$^{6}_{4}$ A D

le - we al sien ons Hom nie.

2. Dis soos ons gehoor het, al glo ons so swaar.
Die Heer wil aan ons ook sy Woord kom verklaar.
Ons loop met ons twyfel, is hartseer en doof.
Dis soos ons gehoor het al glo ons so swaar.

3. Maar aai, ons gedagtes is soms so verkeerd —
so slim dat ons dom is vir wat ons moet weet!
Hy open die Bybel, Hy open ons hart;
Hy lei ons gedagtes — nooit is Hy verkeerd!

4. Wie dank by die ete nooi God na sy huis.
Die Heer in sy liefde maak Hom by ons tuis.
Met brood van die lewe versterk Hy ons hart:
die Heer in sy liefde maak Hom by ons tuis.

5. Dis waar dat Hy lewe en by ons kom bly.
Sy Gees maak ons harte ook brandend en vry.
Ons sing van sy liefde en volg waar Hy lei.
Dis waar dat Hy lewe en by ons kom bly.

**Melodie: Pierre Malan**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 88 KYK, HY KOM WEER

Toonsoort: C majeur

C
Kyk, Hy kom weer met die wol - ke, al die

G C
men - se sal Hom sien — ook hul wat Hom ge -

G
krui - sig het en ook hul wat Hom nie wou

C G7 C
dien. Hy is die Al - fa en die O - me - ga — die

F Dm G C G7
Een wat was en is en kom. Hy's die Al - mag - ti - ge, die Al -

C F G C
mag - ti - ge, wat was en is en kom!

**Melodie: Pierre Malan**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 89 AL WAS EK NIE DAAR NIE

Toonsoort: F majeur

C F C F D Gm

1. Al was ek nie daar nie — ek weet dit is wáár: die

C7 F Dm Gm C

krip en Ma - ri - a met die Kind - jie by haar. Dis

F C F D Gm

as - of die eng - el die bood-skap nog bring van

C7 F Dm Gm C F

Je - sus, sy vre - de, wat har - te laat sing.

2. Al was ek nie daar nie, ek weet dit is só —
die herders en wyses het dit eerste geglo.
En deur al die jare bou Jesus sy kerk:
die Gees en die Woord kom geloof in ons werk.

Melodie: W.J. Kirkpatrick
Teks: A.P. van der Colf

# 90 SING LOF OP DIE AARDE

Toonsoort: C majeur

C F G C

Sing lof op die aar - de, sing lof in die he - mel; bring,

F E Am C D G G7

al - les wat le - we, jul lof aan die Heer! Om

C E F A7 Dm G C

ons te ver - los, is die Hei - land ge - bo - re — ons

F E Am F7 G G7 C

Mid - de - laar, Je - sus: Ver - los - ser en Heer.

**Melodie: Strassburger Gesangbuch**
**Teks verwerk deur A.P. van der Colf**

## 91 IN DIE STAD VAN KONING DAWID










2. Hy kom woon hier onder mense, Hy kom red hul van die dood.
   Hul wat in Hom glo, en aanneem, dié verlos Hy uit hul nood.

3. Eenmaal sal Hy as die Regter in sy koningsmajesteit
   weer verskyn vanuit die hemel, in volmaakte heerlikheid.

Melodie: H.J. Gauntlett
Teks: Pierre Malan

# 92 GESKENKE MET KERSFEES

Toonsoort: F majeur







2. die Kind, die Verlosser, deur herders geëer.
Voor Hom, met geskenke, buig wyses hul neer.

**Melodie: E. Hugo**
**Teks: A.P. van der Colf**

*Die twee strofes vorm 'n eenheid.*

# 93 'N KINDJIE IS GEBORE

Toonsoort: G majeur




1. 'n Kind-jie is ge-bo - re in Bet-le-hem se
'n Kind-jie — maar 'n Ko - ning — wat heers oor die heel-




stal.
al. Die eng - e-le sing: "Vre - de". Die




wy-ses bring Hom eer. Met her-ders, in aan-




bid - ding, kniel ons ook voor Hom neer.

2. Vanuit die hemel, Here, kom U tot ons behoud.
Neem dan ons nuwe lewe, ons mirre, wierook, goud.
Laat dra ons, Heer, u vrede waar U ons ook al stuur.
Waar is 'n groter vreugde, 'n beter avontuur?

Melodie: W. Rein (melodie effens gewysig)
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# 94 ONTHOU JUL NOG?

**Toonsoort: F majeur**




Ont - hou jul nog wie't lank te - rug die aar - de goed ge -




maak? Ons God en Va - der wat nooit slaap, wat




al - tyd oor ons waak. Vir mos - sies sorg Hy,




dag na dag; vir le - lies in die vlei. Vir




óns het Hy sy Seun ge-stuur...hoe lief het Hy vir my.

**Melodie: Tradisioneel**
**Teks: A.P. van der Colf**

# 95 KYK HOEDAT DIE VOËLTJIES VLIEG

**Toonsoort: C majeur**

C Dm G
1. Kyk hoe - dat die voël - tjies vlieg — som - mer so,

C Dm
hoog daar - bo! God laat al die voël - tjies vlieg —

*Refrein:*

G⁷ C G E
hoog daar - bo! Hy doen so - veel

Am D G
meer vir my; ek sal al - tyd dank - baar bly

C Dm G G⁷ C
en my nie be - kom - mer nie — Hy's by my!

2. Kyk hoedat die lelies groei — in die veld, o, so mooi!
God laat al die lelies groei — o, so mooi!

Melodie: J.W. Peterson
Teks: A.P. van der Colf

# 96 DAAR'S VISSIES IN DIE WATER

**Toonsoort: F majeur**

F Dm C F C
Daar's vis - sies in die wa - ter, kyk hoe swem hul

F Dm C Am
rond, daar's voël - tjies in die lug en daar's

B♭ C7 F F7
die - re op die grond; daar's blom - me in die

B♭ C F
vel - de, daar's rie - te in die vlei. Wie

F7 B♭ Gm C C7 F
sou dit al's ge - maak het? Die He - re, ja, dis Hy!

Melodie: A. van der Merwe
Teks: J. Jacobs

# 97 VEELS GELUK!

Toonsoort: G majeur

*Groep 1* — D G — Veels ge - luk.
*Groep 2* — D — Veels ge - luk.
*Groep 1* — E A — Jy ver - jaar.
*Groep 2* — D G — Jy ver - jaar.

D G — Ons is saam met jou
D — bly.
G — Mag die He - re jou
Am $G^6_4$ D G — seën en al - tyd lei.

Melodie: H. Potgieter
Teks: A.P. van der Colf

*Beurtsang is opsioneel.*

# 98 VANDAG IS MY VERJAARDAG

**Gen. 4:7**

**Toonsoort: G majeur**

G Em D
Van-dag is my ver-jaar-dag—ek is vyf [1] jaar oud. En

D G
as ek weer ver-jaar, is ek al ses [1] jaar oud. Die

C G
He-re is so goed. Ek vra Hom: "Maak my soet!" Want

Am D G C G
as ek stout is, kry ek som-mer groot teë-spoed!

**Melodie: A. Theunissen**
**Teks: A.P. van der Colf**

*1) "Vyf", "ses" kan met ander ouderdomme vervang word, byvoorbeeld "ses", "sewe", ens.*

# 99 WELKOM!

Toonsoort: F majeur

*Sê:* Wel-kom! Wel-kom!

F Dm C

Wel-kom! Wel-kom hier by ons vir die

F C

eer - ste keer — son - der jou was

C G7 C F

hier 'n veel klei - ner kring! Laat ons saam die

B♭ F Gm C F

He - re dien; al - mal saam sy lof be - sing!

Melodie: H. Potgieter
Teks: A.P. van der Colf

## 100 DIE HEER GEE ONS 'N NUWE JAAR

Toonsoort: G majeur

G C G Em D G D
1. Die Heer gee ons 'n nu - we jaar waar -

G D7 G D B Em A
in ons weer vir Hom kan werk, maar ons is swak, tot

D G D7 Em Am D G
niks in staat, as Hy nie eers ons han - de sterk.

2. Daarom, o Heer, wil ons U vra om elke dag met ons te wees.
Laat ons u Woord gehoorsaam volg. Bewaar ons deur u Heil'ge Gees.

Melodie en teks: T. Jonck
Teks verwerk deur A.P. van der Colf

# Rubriekindeling

## Jongmense

## Kleiner kinders

# Alfabetiese register van titels